

KAAPSE FEDERALE ALLIANSIE
CAPE FEDERAL ALLIANCE

# DIE LEWENSVATBAARHEID VAN KAAPLAND AS ’N FEDERALE DEELSTAAT BINNE SUID-AFRIKA



**’n Studie na die praktiese moontlikheid vir Kaapland om groter onafhanklikheid te verkry van die huidige Suid-Afrika deur middel van federalisme**

## INHOUDSOPGAWE

# 1 Inleiding

## 1.1 Oorsig

Die omvang en diepte van Suid-Afrika se probleme is welbekend. Maar in ʼn demokratiese stelsel is daar klaarblyklik niks wat die land se minderhede aan hierdie probleme kan doen nie. Dit wil voorkom of die minderhede slegs passasiers is op ʼn trein wat volstoom op pad is na ʼn afgrond toe.

Hierdie siening is egter net geldig solank as wat daar aan Suid-Afrika (hierna SA) as ʼn eenheidstaat gedink word. Dit is duidelik dat die minderhede geen kans het om die verval van die hele SA te keer nie; hulle het eenvoudig nie die getalle, hulpbronne of mag daarvoor nie. Minderhede moet besef dat, solank as wat hulle aan die hele SA vasklou, hulle waarskynlik alles gaan verloor.

Daar bestaan egter ʼn gebied binne die huidige land wat in wese totaal verskillend is van die res van SA. Dit is ʼn gebied waar die sogenaamde "minderhede" die volslae meerderheid vorm; dit is die enigste gebied in Suider-Afrika waarop geen Afrika-volke historiese aanspraak kan maak nie; waar ʼn oorweldigende meerderheid van die bevolking Afrikaans as moedertaal praat, en waar wet en orde grootliks gehandhaaf word. Hierdie gebied is Kaapland. Soos wat later duidelik sal word, is dit vanselfsprekend dat Kaaplandse gebied die Wes-Kaap, meeste van die Noord-Kaap en die westelike dele van die Oos-Kaap insluit.

Daar is geen rede vir die mense wat in die Kaapland woon om verder magteloos toe te kyk hoe hulle streek in ʼn rigting geforseer word waarheen hulle nie wil gaan nie. Kaapland het ʼn baie blinker toekoms indien dit oor ʼn groter mate van onafhanklikheid sou beskik, en is in ʼn goeie posisie om uitstekende ekonomiese geleenthede en effektiewe dienste (soos onderwys, gesondheidsorg en veiligheid) aan die Kaapse bevolking te bied. Kaapse inwoners hoef ook geensins verantwoordelik te voel vir die res van SA nie. Dit is immers die demokraties-verkose regering wat die land beheer, en dus is die regering, asook die kiesers wat hulle aan die mag hou, ewe verantwoordelik vir die land se lot.

Hierdie dokument toon aan dat die totstandkoming van ʼn Kaapse gebied met groter onafhanklikheid prakties haalbaar is. Daar is geen struikelblokke in die pad wat nie oorkom kan word nie. Al wat nodig is, is dat die inwoners van die Kaap hierdie groter mate van onafhanklikheid begin opeis.

Die mees realistiese manier om groter Kaapse onafhanklikheid te verkry is deur die skep van ʼn federale deelstaat binne die huidige SA. Nie net is die skep van ʼn federale deelstaat die mees aangewese oplossing vir die Kaap nie, dit kan ook in ander dele van die huidige SA tot voordeel toegepas word. Waar die probleme van die hele SA oorweldigend blyk te wees, kan hulle aansienlik makliker op ʼn gedesentraliseerde manier opgelos word.

## 1.2 Hoekom federalisme?

Die SA grondwet, asook internasionale wetgewing, maak duidelik voorsiening vir die gedagte dat mense met ʼn gedeelde taal, kultuur of geloof die reg het om hulself te regeer. Die SA grondwet, net soos die internasionale wetgewing, skryf egter nie voor watter vorm hierdie

onafhanklikheid moet aanneem nie. Onafhanklikheid kan inderwaarheid verskeie vorms aanneem, van groter afwenteling van sekere magte aan die een kant tot volskaalse afstigting of partisie aan die ander.

Federalisme is ’n bewese manier om verskillende onafhanklike gebiede saam te laat werk tot voordeel van almal. Dit verseker aan die een kant dat die unieke eienskappe van elke gebied behou word, en aan die ander kant laat dit die gebiede toe om saam te staan en so sterker te wees op die wêreldspeelveld.

## 1.3 Wat presies is federalisme?

’n Land (m.a.w. ’n soewereine nasie-staat) kan een van drie regeringsvorme aanneem: ’n eenheidstaat, ’n federasie van deelstate of ’n konfederasie. Die huidige Suid-Afrika (SA) is ’n eenheidstaat, waar die sentrale regering oor al die mag beskik. Sekere funksies word aan provinsiale en plaaslike regerings gedelegeer, maar die sentrale regering het die finale seggenskap oor alle aangeleenthede.

In teenstelling hiermee staan ’n federale staat waar die onderskeie deelstate in ’n land die mag deel, en effektief ooreenkom om ’n federale regering aan te stel. Die federale regering word mag gegee oor slegs daardie sake wat die hele land raak (byvoorbeeld buitelandse betrekkinge), en elke gebied het aansienlik meer outonomie oor plaaslike sake (byvoorbeeld oor die polisiediens) as wat die geval sou wees in ’n eenheidstaat. Dit is ook belangrik dat die onderskeie deelstate in ’n federale stelsel groter beheer uitoefen oor hulle eie finansies.

In ’n konfederasie is elke staat soewerein, en het die sentrale regering byvoorbeeld nie die mag om wette uit te reik of belastings in te vorder nie. ’n Konfederasie kan gesien word as ’n groep nasie-state wat besluit om saam te werk ter wille van hulle gedeelde belange. Die bekendste moderne konfederasie is die Europese Unie, alhoewel dit nie amptelik so genoem word nie. Die stigting van ’n konfederasie kan die uiteindelike doel wees van ’n volkome onafhanklike Kaapse gebied, maar dit sal moeiliker haalbaar wees as ’n federale deelstaat op die kort termyn.

Federale stelsels is skaars in Afrika, moontlik omdat die meeste Afrika-regerings en diktators verkies om totale mag uit te oefen. In ’n eenheidstaat beheer die sentrale regering verder alle belastings en inkomstes, wat dit moontlik makliker maak vir party regerings om bedrog en korrupsie te pleeg.

Federale stelsels is egter volop in die res van die wêreld, waar dit gesien word as ’n progressiewe en gevorderde implementering van demokratiese beginsels. Bekende voorbeelde van lande met federale stelsels is Australië, die Verenigde State van Amerika, Duitsland, Switserland, Kanada en Indië.

’n Federale stelsel is die geskikste vir lande waar die bevolkings demografies van mekaar verskil van gebied tot gebied. Dit kan wees omdat die land groot is in oppervlakte (bv. Australië en die VSA) of omdat verskeie etniese groepe die land bewoon (bv. Switserland en Indië). Die volgende kaart toon die wêreldwye verspreiding van federasies (in groen) en eenheidstate (in blou):



**Figuur 1: Federasies (groen) en eenheidstate (blou) in die wêreld (Wikipedia)**

## 1.4 Is ’n Kaaplandse federale deelstaat moontlik in Suid-Afrika?

Die antwoord hierop is ’n besliste ja. Die huidige SA is niks anders as ’n sameflansing van verskillende gebiede deur die koloniale Britse regeerders na die Anglo-Boereoorloë nie. Daar is geen wetlike of praktiese redes hoekom Kaapland (en ander gebiede) nie selfbeskikking kan opeis in die vorm van ’n federale deelstaat binne SA nie.

Die SA grondwet maak pertinent voorsiening vir selfbeskikking van enige gebied binne die landsgrense, indien die inwoners dit opeis. Indien so ’n gebied demokraties stem vir selfbeskikking, vereis die SA grondwet dat die sentrale regering die nodige wette in plek moet stel. Indien die sentrale regering weier om dit te doen, kan die gebied hom op internasionale reg beroep om volkome onafhanklikheid te verkry.

Verskeie internasionale groepe sien SA reeds as ’n federasie, aangesien die onderskeie provinsies meer mag het as in baie ander lande. Die SA grondwet bevat inderwaarheid verskeie aspekte van federalisme, aangesien die opstellers reeds die voordele daarvan gesien het.

Wat die huidige SA egter verhoed om ’n volle federale bestel te word, is die konkurrente magte van die sentrale regering. Hierdie magte beteken dat ’n provinsie provinsiale wetgewing kan uitreik, maar dat die sentrale regering se wette op alle vlakke voorrang sal geniet. Onafhanklikheid binne ’n federale opset beteken dus slegs dat die konkurrente magte verwyder word, sodat daar ’n goed gedefinieerde skeiding sal wees tussen die magte van die deelstate en die magte van die sentrale regering.

## 1.5 Hoe kan ’n Kaapse federale deelstaat werk?

In SA sal ’n federale stelsel beteken dat elke gebied wat dit opeis (nie net die Kaap nie) ’n parlement sal verkies, en die meeste funksies van die sentrale regering sal oorgedra word aan hierdie deelstaatparlemente. Dit sal alreeds ’n groot stap vorentoe wees vir SA.

Verder sal dit beteken dat die sentrale regering nie meer die hoogste wetgewende mag sal wees op alle terreine nie. Tans kan die provinsies wel hulle eie wette maak, en die Wes-Kaap het ’n eie parlement (die ander provinsies het wetgewers), maar wetgewing deur die sentrale regering geniet steeds voorrang. In ’n federale staat sal die nasionale regering se besluite nie meer voorrang geniet ten opsigte van daardie sake waaroor die deelstaat self besluitnemingmagte het nie.

’n Belangrike verandering sal wees dat federale state self belastings invorder, en die grootste deel daarvan binne hul eie gebied kan spandeer. Slegs ’n klein persentasie van die belastinggeld sal aan die sentrale regering oorbetaal word, en dan slegs voldoende om hulle beperkte funksies uit te voer. Vir Kaapland sal dit beteken dat meer belastinggeld in die Kaap gespandeer kan word op byvoorbeeld onderwys, gesondheidsorg en ander essensiële dienste. Dit sal Kaapland en al sy inwoners in staat stel om vinnig tot by ’n eerstewêreld-status en -lewenstyl te kan vorder.

## 1.6 Bronne van inligting

Alle inligting vervat in hierdie dokument is vrylik beskikbaar aan die publiek op die internet. Lesers word aangemoedig om die feite wat hierin genoem word na te gaan, en ook nadere ondersoek in te stel oor enige aspekte van belang.



**Figuur 2: Kaapstad (www.citi.org.za)**

## 2 Eienskappe van Kaapland

### 2.1 Etnisiteit en Eerste Nasies

Enigiemand wat deur SA reis sal dadelik agterkom dat die Kaap wesenlik anders is as die res van Suid-Afrika. Die grootste verskil is natuurlik daarin geleë dat die etniese samestelling van die Kaap se inwoners drasties verskil van dié in die res van SA. Die volgende kaart toon hierdie verskil duidelik aan.




**Figuur 3: Etniese verspreiding in Suid-Afrika (Wikipedia)**

Kaapland ('n term wat hier gebruik word om te verwys na die Afrikaanssprekende gebied wat bestaan uit die huidige provinsie die Wes-Kaap, die grootste deel van die Noord-Kaap en die westelike deel van die Oos-Kaap) se dominante bevolkingsgroep is oorweldigend bruin, met 'n paar streke waar wit inwoners in die meerderheid is. Daar is feitlik geen gebiede waar swart inwoners die meerderheid vorm nie. Dit staan in sterk teenstelling met die res van Suid-Afrika, waar omtrent die hele grondgebied oorheers word deur die swart bevolkingsgroep. Die volgende kaart illustreer hierdie punt deur die persentasie swart bevolking aan te dui. Let daarop dat die swart bevolkingsgroep nêrens in die Kaap meer as omtrent 20–30% van die totale bevolking uitmaak nie.




**Figuur 4: Persentasie swart bevolking in Suid-Afrika (Wikipedia)**

Die rede vir hierdie sterk verskil in demografie is histories van aard. Die swart nasies, wat suidwaarts vanuit die noorde getrek het, was nie die eerste bewoners wat Kaapland bereik het nie. Teen die tyd wat die Kaap gekoloniseer is, en selfs ten tye van die Groot Trek in die 1830's, was daar nog geen swart stamme in Kaapland nie. Die volgende kaart toon duidelik aan dat die Voortrekkers vir die eerste keer 'n swart stam (die Xhosas) by die Groot Visrivier ontmoet het. Ander swart stamme (byvoorbeeld die Sotho) is nog verder noord en oos teëgekom.




**Figuur 5: Roetes van die Groot Trek (Wikipedia)**

Trouens, die grense van die Kaapkolonie, en later die Kaapprovinsie (tot 1994), volg naastenby hierdie lyn van waar die swart stamme die eerste maal raakgeloop is, aangesien die Kaapkolonie aanhou uitbrei het totdat weerstand van die swart stamme ondervind is. Hierdie ontmoetings het tot verskeie grensoorloë gelei.




**Figuur 6: Kaapkolonie se grense in 1806 (Wikipedia)**

Die bostaande kaart dui nie net die Kaapkolonie se grense in 1806 aan nie, maar wys ook duidelik watter bevolkingsgroepe die kolonie omring het op daardie tydstip. In die noorde was dit die "Bosjesmans" (die Khoi-, San- en Namagroepe) en in die ooste die "Koussis" (Xhosas). Die volgende kaart (in Duits) dui die verspreiding van die verskillende taalgroepe in sub-Sahara-Afrika aan voor kolonisasie.




**Figuur 7: Verspreiding van taalgroepe in Afrika (Wikipedia)**

Weer eens is dit duidelik dat die swart (sogenaamde Niger-Kongo) groepe nooit die Kaap bereik het nie. Die Eerste Nasies in Kaapland is die Khoi-, Nama- en San-groepe, vanaf 1652 gevolg deur die Europeërs en die veel kleiner Maleier groep. Vandag se Kaapse bruin bevolking is die direkte afstammelinge van hierdie Eerste Nasies, wat ook reeds vroeg met die Europese bevolking ondertrou het. Die oudste bewoners van die Kaap is dus in die eerste plek die huidige

bruin bevolkingsgroep, en in die tweede plek die Europeërs en Maleiers wat al vir langer as 360 jaar die gebied bewoon. Na hierdie langtermyn inwoners word in die res van hierdie verslag verwys as die Kaaplandse bevolking.

Feitlik alle swart inwoners van Kaapland het eers in onlangse tye daarheen getrek (min of meer in die afgelope 50 jaar).

## 2.2 Taal

Die moedertaal van die Kaaplandse bevolking is oorwegend Afrikaans met Engels as tweede moedertaal. Die volgende kaart toon die verspreiding van Afrikaans as moedertaal binne in SA.




**Figuur 8: Verspreiding van Afrikaans as moedertaal in Suid-Afrika (Wikipedia)**

Dit is duidelik dat 'n oorweldigende meerderheid van die Kaaplandse bevolking Afrikaanssprekend is. In die meeste streke praat 75% of selfs meer van die bewoners Afrikaans as moedertaal. Die gedeeltelike uitsondering is die Kaapse Skiereiland, waar die syfer omtrent 50% is weens die konsentrasie Engelssprekendes. Dit is in teenstelling met die res van Suid-Afrika, waar die persentasie Afrikaanssprekendes slegs omtrent 5 tot 10% beloop.

Dit is ook duidelik dat die taalverspreiding feitlik presies ooreenstem met die etniese verspreiding van die bruin bevolking, wat weer eens aandui dat die Kaaplandse gebied in wese verskil van die res van Suid-Afrika.

Die ontwikkeling en gebruik van Afrikaans in Kaapland dateer verder ook honderde jare terug, na die Nederlandse koloniale tydperk. Afrikaans en die Nama-, Khoi- en San-tale vorm dus saam die inheemse tale van hierdie gebied.

## 2.3 Godsdiens

Kaapland se bevolking is oorwegend aanhangers van die christelike geloof. Die volgende kaart dui die persentasie mense aan wat hulle geloof aangedui het as synde 'n suiwer protestants-christelike geloof, sonder vermenging met of invloed van Afrika-gelowe.




**Figuur 9: Persentasie protestants-christelike gelowiges in SA (Stats SA)**

Weer eens verskil die Kaaplandse gebied van die res van Suid-Afrika, alhoewel nie heeltemal so duidelik soos in die ander gevalle nie.

## 2.4 Politiek

Kaapland se inwoners het in meer onlangse tye ook sterk polities begin verskil van die res van Suid-Afrika. Die uitslae van die algemene verkiesing in 2014 word hieronder aangetoon.




**Figuur 10: Politieke oriëntasie, algemene verkiesing 2014 (IEC: www.elections.org.za)**

In die 2014-verkiesing het die Wes-Kaap oorweldigend (60%) vir die DA gestem, en dit is onwaarskynlik dat die ANC ooit weer 'n oorwinning sal behaal in die Wes-Kaap. Die grootste deel van die Noord-Kaap en die westelike dele van die Oos-Kaap het ook sterk vir die DA gestem. Hierdie politiese oriëntasie stem weereens presies ooreen met die etniese en taal verspreidings. In teenstelling hiermee het die res van Suid-Afrika oorweldigend vir die ANC gestem, en het die EFF ook meer onlangs sterk steun verwerf.

## 2.5 Grense uit die koloniale era

Die vraag kan gestel word: Indien Kaapland so fundamenteel verskil van die res van SA, hoekom is dit dan enigsins deel van huidige SA? Die antwoord lê in die optrede van die Britse ryk tydens die koloniale tydperk, in 'n tyd toe gebiede oor die hele wêreld opgedeel en saamgevoeg is sonder om hoegenaamd die demografie van sulke gebiede in ag te neem.

Die Britse Ryk het met die Anglo-Boereoorlog van 1899–1902 die hele SA oorwin. Hulle primêre oogmerk was om die Boererepublieke se welvaart (goud en diamante) in die hande te kry, en hulle sekondêre doel was om soveel moontlik grondgebied te verkry. In 1910 het die Britse Ryk die destydse vier Britse kolonies (die Kaapkolonie, Natal, die Oranjerivier-kolonie en die Transvaal) saamgevoeg tot 'n nuwe staatkundige eenheid: die Unie van Suid-Afrika, 'n dominium van die Britse ryk.




**Figuur 11: Die Unie van Suid-Afrika en omliggende kolonies (Wikipedia)**

Die Britse ryk het in die vroeë 1900's dieselfde tipe koloniale samesmeltings uitgevoer in Australië en Kanada. Weens die wye geografiese grense van daardie twee lande is daar egter federale regerings ingestel. Ongelukkig is daar besluit om in SA die demografie van die land te ignoreer en 'n eenheidstaat te skep. Die kolonies se regerings is ontbind. Met die verval van die Britse ryk in die vroeë 20ste eeu het SA 'n al hoe groter mate van selfbestuur verkry en dit het

uiteindelik in 1961 ’n republiek geword nadat daar met ’n referendum besluit is om eensydig uit die Statebond te tree.

Dit is interessant dat uniewording nie die eerste poging was tot samesmelting van die verskeie kolonies in SA nie. Reeds in 1850 het Sir George Grey die “Suid-Afrikaanse Federasie” voorgestel wat deur die Oranje-Vrystaat en moontlik Transvaal ondersteun sou word. Die voorstel is egter afgeskiet deur die Britse Koloniale Kantoor in hulle absolute mag. Let daarop dat die oorspronklike voorstel vir samesmelting ’n federasie sou gewees het, en nie vandag se eenheidstaat nie.

Die huidige grense en grondgebied van SA is dus suiwer koloniaal van aard. Hulle is niks meer as lyne op ’n kaart wat getrek is deur ’n koloniale ryk wat lank gelede reeds ten gronde gegaan het nie. Enigiemand wat daarom redeneer dat die huidige grense behou moet word, verleen dus in effek goedkeuring aan die willekeurige opsny en samevoeging van gebiede deur koloniale magte. ’n Mens hoef egter net te kyk na hedendaagse probleme in lande soos Irak en Sirië om te sien wat die uiteinde is van grense wat nie ’n gebied se inherente demografie weerspieël nie.

Die totstandkoming van ’n selfregerende deelstaat Kaapland binne ’n federale stelsel beoog om hierdie fundamentele fout van die koloniale verlede reg te stel, en aan die Kaapse mense hulle regmatige vryheid te gee.

## 2.6 Opsomming

Die huidige Suid-Afrika bestaan uit verskeie totaal verskillende gebiede, elkeen met sy unieke eienskappe. Dit was ’n fundamentele fout van die Britse koloniale heersers om hierdie gedeeltes saam te flans tot ’n enkele eenheidstaat; dieselfde fout wat hulle in Irak en Sirië begaan het.

Deur die totstandkoming van ’n federale Kaapland sal hierdie geskiedkundige fout deels ongedaan gemaak kan word. Dit sal verseker dat daar reg geskied aan die inwoners van Kaapland binne in hulle eie federale deelstaat.



**Figuur 12: Kaapse Klopse (www.southafrica.net)**

## 3 Die voordele van ’n groter mate van onafhanklikheid

Die probleme van die huidige SA blyk oorweldigend te wees. Dit is egter nie die doel van hierdie dokument om die negatiewe sentiment in SA aan te blaas nie, en daar word aanvaar dat alle Suid-Afrikaners reeds welbekend is met die wye reeks van probleme. Hierdie afdeling fokus dus slegs op die voordele van groter onafhanklikheid.

Dit behoort gou duidelik te word dat die voordele van ’n federale Kaaplandse deelstaat veel groter sal wees as enige negatiewe gevolge wat dit mag inhou. Daar word inderwaarheid geen wesenlike negatiewe impakte van federasie verwag nie, hoofsaaklik omdat Kaapland nog steeds deel van SA sal wees (alhoewel dan met ’n groter mate van onafhanklikheid).

Dit is egter nie net Kaapland wat sal baat by die instel van ’n federale bestel nie, maar die hele land. Waar die probleme feitlik onoorkomelik is vir die hele huidige SA, sal dit aansienlik makliker opgelos kan word as ander federale deelstate ook geskep word binne die grense van SA.

### 3.1 Voordele vir Kaapland

In die huidige SA is Kaapland se inwoners slegs minderhede as ’n klein persentasie van die land se totale bevolking, en hulle het dus geen hoop om ’n wesenlike invloed uit te oefen op SA se politieke en ekonomiese toekoms nie. Groter onafhanklikheid bied egter aan Kaapland se inwoners die geleentheid om nie net self te besluit oor die toekoms nie, maar ook groter geleenthede om positief daartoe by te dra.

In wese spruit al die praktiese voordele van groter onafhanklikheid uit twee kern voordele, naamlik:

- Kaapland se regering sal direk verantwoordbaar wees aan Kaapland se inwoners alleen, wat sal verseker dat hulle sal optree in die inwoners se beste belange; en
- Kaapland sal meeste van sy belasting inkomste in Kaapland kan spandeer

Die praktiese voordele van groter onafhanklikheid is veelvoudig, en slegs ’n paar van die belangrikstes sal hier bespreek word.

#### 3.1.1 Bevoegde en korrupsievrye regering

Die Wes-Kaapse provinsiale regering is reeds meer progressief as die res van SA op die meeste terreine, hoofsaaklik omdat die Wes-Kaapse inwoners stem vir bevoegde leiers en nie net volgens ras of stam nie. Daar word verwag dat dit dieselfde sal wees in ’n federale deelstaat, met die verskil dat die verkose regering dan die mandaat sal hê om op te tree in Kaapland se beste belange. Kaapland se belange sal dus nie langer tweede gestel word teenoor nasionale politieke agendas nie, waar die onderskeie partye stry oor beheer van die hele land.

Weens die korrekte funksionering van demokrasie sal die Kaaplandse regering ook beter tot verantwoording geroep kan word deur die inwoners, wat sal help om beide onbevoegdheid en korrupsie te verminder.

### 3.1.2 Gesonde ekonomiese beleid en wetgewing

’n Onafhanklike deelstaat Kaapland sal nie verder gemuilband word deur die ekonomiese ideologie van ander gebiede nie. Daar kan verwag word dat Kaapland gesonde Westerse ekonomiese beleid sal aanneem, wat nie langer ondergeskik hoef te wees aan ’n beleid van Afrika-nasionalisme en teenkanting teen Westerse beginsels nie. Aangesien gesonde ekonomiese beleid en wetgewing die risiko vir internasionale beleggers verminder, sal Kaapland waarskynlik sy regmatige plek in kan neem in die wêreldekonomie. Verder is ’n eerstewêreldstaat aan die suidpunt van Afrika feitlik gewaarborg om ’n uiters gewilde bestemming vir internasionale beleggings te word.

Die bostaande is die boustene van ’n groeiende, volhoubare ekonomie, wat gelyke geleenthede vir alle inwoners van Kaapland sal skep, ongeag hulle ras of kleur. Geleenthede wat onder andere sal bestaan uit onderwys van wêreldgehalte en werksgeleenthede wat voldoening bied.

### 3.1.3 Toegang tot groter belastinginkomste

Een van die belangrikste voordele van ’n groter mate van onafhanklikheid sal wees dat Kaapland beheer sal kry oor die belastinggeld wat in die streek ingevorder word, en die meeste daarvan in die gebied self sal kan spandeer. Tans word slegs ongeveer 40 persent van die belasting wat ingevorder word in Kaapland teruggegee aan Kaapse regerings, terwyl die res deur die nasionale regering gebruik word.

’n Mens moet wonder: Wat presies kry Kaapland vir die meer as R90 miljard per jaar belastinggeld wat aan die nasionale regering oorbetaal word? Hoeveel van hierdie geld word regtig op dienste gespandeer wat Kaapland bevoordeel? En hoeveel beter sou dienste in Kaapland gelewer kon word as die deelstaat Kaapland se inkomste meer as verdubbel sou kon word?

Uit die bostaande behoort dit duidelik te wees dat Kaapland baie vinniger sal kan ontwikkel as ’n onafhanklike deelstaat. Armoede, swak onderwys en gesondheidsorg sal moontlik binne een generasie uitgewis kan word.

### 3.1.4 Beheer oor essensiële dienste, infrastruktuur en hulpbronne

Die Kaaplandse regering sal beheer verkry oor essensiële dienste en infrastruktuur soos elektrisiteitsvoorsiening, brandstofproduksie (asook berging en verspreiding), gesondheidsorg, internasionale vervoer, doeane, ens. Aangesien Kaapland se inwoners direk sal stem vir die leiers wat hierdie dienste moet lewer, en dienslewering ’n belangrike faktor in kiesers se besluitneming is, kan daar verwag word dat dienslewering aan baie hoër standaarde sal voldoen.

Soortgelyk sal die Kaaplandse regering die gebied se natuurlike hulpbronne soos water, landbou en bosbou behoorlik kan bestuur en die langtermyn-volhoubaarheid daarvan verseker. Kaapland se inwoners sal dieselfde voedsel- en watersekuriteit geniet as die inwoners van ander ontwikkelde lande.

Dit is waarskynlik dat Kaapland se openbare mediese sorg ook aansienlik sal verbeter, sowel weens die beskikbaarheid van meer fondse as deur middel van verbeterde opleiding van

mediese personeel. Daar word in die vooruitsig gestel dat die lewensverwagting van Kaapland se inwoners dié van eerstewêreldlande sal ewenaar, en dat dit ongetwyfeld hoër sal wees as in omtrent enige land in Afrika.

### 3.1.5 Veiligheid en sekuriteit

Net soos vir essensiële dienste sal die demokratiese proses verseker dat Kaapland se polisiediens wet en orde doeltreffend sal kan handhaaf. Ontvangs van aansienlik meer belastinggeld sal verseker dat voldoende polisielede opgelei en ontplooi kan word, sodat misdaad streekswyd geteiken kan word.

Dit is van die uiterste belang dat Kaapland beheer oor sy eie grense sal verkry. Onwettige immigrasie sal onmiddellik gestuit kan word, en dit sal nie meer vir onwettige immigrante moontlik wees om buite die staat en veiligheidsdienste se beheer te leef nie. Roofbendes vanuit die noordelike dele van SA sal ook nie meer vrye toegang tot Kaapland se inwoners kan kry nie. Alle bewegings na en van Kaapland sal gemonitor kan word, en daardeur sal georganiseerde misdaad feitlik uitgewis kan word.

### 3.1.6 Onderwys en opleiding

Afrikaans is die taal van akademiese uitmuntendheid. Die matriekslaagsyfer in Afrikaanstalige skole is ongeveer 97 persent, teenoor ’n gemiddeld van 70 persent tans in die hele SA. Verder het Afrikaanstalige tersiêre instellings ’n veel beter akademiese rekord as die instellings met ander voertale. Die Wes-Kaap het ook met gemak die beste matriekuitslae behaal van alle provinsies in die huidige SA.

In ’n onafhanklike Kaaplandse deelstaat sal hierdie beter akademiese geleenthede vir alle inwoners beskikbaar wees.

## 3.2 Voordele vir die res van die huidige SA

Die instelling van ’n federale bestel in ander gebiede in die huidige SA sal ook aansienlike voordele inhou vir daardie gebiede. Elke gebied sal sy eie motivering hê vir groter onafhanklikheid, en hierdie afdeling beskou slegs ’n paar van die belangriker voordele vir ander gebiede wat ook die roete van federalisme kan neem.

### 3.2.1 Groter beskerming van tale en kulture

Die beskerming van SA se verskeidenheid tale en kulture is iets wat by uitstek beter kan plaasvind in goed afgebakende federale deelstate. Eerder as wat feitlik die hele SA bevolking gedwing moet word om in ’n tweede taal (Engels) te leer en werk, kan voorrang gegee word aan die dominante taal in elke spesifieke gebied. Die voordele van moedertaalonderrig is welbekend, en ’n federale stelsel wat demografie in ag neem sal verseker dat elke nasie oor ’n kulturele hartland beskik. Op dié manier kan al tien inheemse tale en kulture van Suid-Afrika beskerm en uitgebrei word, en verseker word dat elkeen sy regmatige plek kan inneem.

### 3.2.2 Wetgewing gepas vir elke streek

Daar is reeds aangetoon dat die demografie van Kaapland aansienlik verskil van die res van die huidige SA. Maar selfs in die res van SA is daar aansienlike demografiese verskille, wat byvoorbeeld duidelik word indien ’n mens die verstedelikte Gauteng met die landelike KwaZulu-Natal vergelyk. Dit is dus nie realisties om te verwag dat alle wetgewing wat sentraal opgestel word noodwendig ewe geskik sal wees vir alle gebiede nie. Neem byvoorbeeld weer eens die wetsvoorstel op gelyke indiensneming wat in 2011 voorgelê is. Hierdie wet het gepoog het om die nasionale demografie op die hele land af te dwing, wat tot gevolg sou gehad het dat bykans ’n miljoen bruin mense (ongeveer 80% van die ekonomies aktiewe bruin bevolking) in Kaapland afgedank sou moes word.

’n Aantal aangeleenthede moet wel op sentraleregeringsvlak beheer word, maar ’n groot deel van wetgewing het hoofsaaklik betrekking op plaaslike sake en sal aansienlik beter plaaslik gehanteer kan word. Dit is presies wat ’n federale stelsel sal toelaat, aangesien elke gebied uitsluitlike wetgewende mag sal hê oor die kwessies wat die mense in daardie gebied direk raak. Voorbeelde hiervan kan wees teikens vir transformasie wat die demografie van die gebied weerspieël, asook spandering van die veel groter fiskale toedeling op die sake wat van belang is in daardie gebied. Op die lang duur sal elke gebied sy probleme op sy eie manier kan oplos, eerder as die huidige situasie waar elke gebied verantwoordelik gehou word vir die hele land se probleme.

### 3.2.3 Groter mate van verantwoording

In ’n federale staat is daar baie kleiner afstand tussen die wetgewers en die kiesers. Die huidige sentrale regering het min direkte verantwoording teenoor kiesers, aangesien die regering in sommige gevalle meer as duisend kilometer ver van die kiesers sit, asook verskeie vlakke van regering verwyder is van hulle.

In ’n federale staat is beide die fisiese en organisatoriese afstand tussen kiesers en wetgewers baie kleiner. Verder sal die effekte van wanbestuur ook baie vinniger aan die lig kom in die kleiner gebied. Die korter terugvoerlus sal veroorsaak dat politici gedwing word om noulettender na kiesers te luister, en om vinniger op te tree.

### 3.2.4 Bekamping van korrupsie

Elke federale deelstaat sal aansienlik meer inkomste van die fiskus ontvang as wat tans die geval is met die provinsiestelsel, maar elke deelstaat sal ook baie meer met daardie geld moet uitrig. Daar sal verder minder groot sentrale staatsorganisasies wees wat feitlik geen verantwoording het teenoor kiesers nie, maar groot somme geld ontvang. Die geleenthede om geld te verdoesel sal dus aansienlik minder wees in die deelstate, wat die bekamping van korrupsie aansienlik vergemaklik.

## 3.3 Opsomming

Dit is duidelik dat ’n onafhanklike Kaaplandse deelstaat baie meer voordele sal inhou vir sy inwoners as die huidige bestel. ’n Mens kan inderwaarheid so ver gaan om te sê dat sodanige

onafhanklikheid 'n noodsaaklikheid geword het vir Kaapland se langtermyn toekoms. Kaapland se inwoners moet hulleself dus afvra hoe lank hulle gaan toelaat dat die probleme van die hele SA hulle vooruitgang terughou.

Vir die res van SA sal dit ook voordelig wees om na 'n federale bestel oor te skakel. Alle inwoners van SA moet die moontlikheid aanvaar dat 'n sentrale regering nie meer die vermoë het om die huidige SA reg te ruk nie, selfs al sou die wil daarvoor bestaan of ontwikkel. In meeste gevalle is die skade so groot dat nie eers 'n verandering van nasionale regering dit betyds ongedaan sal kan maak nie. Alhoewel die probleme van die huidige SA dus te groot is om sentraal op te los, staan die land 'n baie beter kans met 'n gedesentraliseerde aanslag.

## 4 Regsbasis vir onafhanklikheid

Hierdie afdeling beskou die regsbasis vir onafhanklikheid in terme van sowel internasionale as nasionale wetgewing. Daar word aangetoon dat daar min wettige teenkanting kan wees teen die stigting van 'n Kaaplandse federale deelstaat.

### 4.1 Internasionale reg

Die konsep van onafhanklikheid word vervat in verskeie internasionale konvensies wat hier kortliks bespreek sal word.

#### 4.1.1 International Covenant on Civil and Political Rights

In die internasionale reg word die reg op selfbeskikking bevestig in artikel 1 van die *International Covenant on Civil and Political Rights* wat op 3 Oktober 1994 onderteken is deur die Suid Afrikaanse regering en herbevestig en onderteken is op 10 Desember 1998. Die Suid-Afrikaanse regering is dus wetlik verbind tot hierdie ooreenkoms, waarvan die tersaaklike deel as volg lees:

> *1. All peoples have the right of self-determination. By virtue of that right they freely determine their political status and freely pursue their economic, social and cultural development.*
>
> *2. All peoples may, for their own ends, freely dispose of their natural wealth and without prejudice to any obligations arising out of international economic co-operation, based upon the principle of mutual benefit, and international law. In no case may a people be deprived of its own means of subsistence.*
>
> *3. The State Parties to the present Covenant, including those having responsibility for the administration of Non-Self-Governing and Trust Territories, shall promote the realization of the right of self-determination, and shall respect that right, in conformity with the provisions of the Charter of the United Nations.*

#### 4.1.2 African Charter on Human and Peoples' Rights

Die reg op selfbeskikking maak ook deel uit van die *African Charter on Human and Peoples Rights*, waarvan artikel 20 soos volg lees:

> *1. All peoples shall have the right to existence. They shall have the unquestionable and inalienable right to self-determination. They shall freely determine their political status and shall pursue their economic and social development according to the policy they have freely chosen.*
>
> *2. Colonized or oppressed peoples shall have the right to free themselves from the bonds of domination by resorting to any means recognized by the international community.*

3. *All peoples shall have the right to the assistance of the State Parties to the present Charter in their liberation struggle against foreign domination, be it political, economic or cultural.*

### 4.1.3 Montevideo Convention on the Rights and Duties of States

Die Montevideo-konvensie sit in artikel 1 duidelik uiteen aan watter vereistes voldoen moet word vir ’n “nuwe”, onafhanklike staat om tot stand te kom, naamlik:

*The State as a person of international law should possess the following qualifications:*

- *a permanent population*
- *a defined territory*
- *a government*
- *the capacity to enter into relations with other states*

## 4.2 Suid-Afrikaanse reg

Die konsep van selfbeskikking word ook in die huidige Suid-Afrikaanse wetgewing vervat, en spesifiek in die Grondwet van die Republiek van Suid-Afrika, 1996.

### 4.2.1 Grondwet van die Republiek van Suid-Afrika, 1996

In artikel 235 van die Grondwet van die Republiek van Suid-Afrika, 1996 is dit duidelik dat selfbeskikking ’n reg is, wat soos volg verwoord word:

> Die Suid-Afrikaanse bevolking as geheel se reg op selfbeskikking, soos in hierdie Grondwet vergestalt, belet nie, binne die raamwerk van dié reg, die erkenning nie van die konsep van die reg van enige gemeenskap wat ’n gemeenskaplike kultuur- en taalerfenis deel, op selfbeskikking binne ’n territoriale entiteit in die Republiek of op enige ander wyse, soos deur nasionale wetgewing bepaal.

Die bostaande artikel laat spesifiek soewereine territoriale selfbeskikking toe. Daar is nog verskeie ander artikels in die Grondwet wat ook kulturele selfbeskikking toelaat, byvoorbeeld in artikel 30:

> Elkeen het die reg om die taal van eie keuse te gebruik en om aan die kulturele lewe van eie keuse deel te neem, maar niemand wat hierdie regte uitoefen mag dit doen op ’n wyse wat met enige bepaling van die Handves van Regte onbestaanbaar is nie.

Ook artikel 31 en 185 maak melding van taal- en kulturele selfbeskikking.

### 4.2.2 Akkoord op Afrikaner-selfbeskikking

Voorts is daar op 23 April 1994 ’n akkoord geteken tussen die volgende partye:

a) die Vryheidsfront (verteenwoordig deur genl. Constand Viljoen)
b) die ANC (verteenwoordig deur Thabo Mbeki)
c) die destydse NP-regering (verteenwoordig deur Roelf Meyer)

Hierdie ooreenkoms handel spesifiek oor die reg op selfbeskikking vir die Afrikanervolk. In navolging van hierdie ooreenkoms is die volkstaatraad gestig, wat egter in 1999 ontbind is nadat daar net ’n paar verslae uitgegee is en die SA grondwet toe reeds lank gefinaliseer was.

## 4.3 Voorvereistes vir ’n groter mate van onafhanklikheid

Uit artikel 235 van die Grondwet kan duidelik afgelei word dat “enige gemeenskap wat ’n gemeenskaplike kultuur- en taalerfenis deel” die reg het op selfbeskikking en dat dit ook in ooreenstemming is met die internasionale reg. Verder is daar ’n getekende ooreenkoms tussen verteenwoordigers van die ANC, die destydse NP-regering en die Vryheidsfront, onderteken op 23 April 1994, dat spesifiek die Afrikanervolk die reg het op selfbeskikking.

Verder, soos gesien kan word hierbo, is die bepalings van die Montevideo-konvensie belangrik in die internasionale reg aangesien dit die vereistes uitspel vir volkome onafhanklikheid deur afstigting/sesessie of partisie. Dit is ook noodsaaklik dat ander state (al sou dit slegs een ander soewereine land wees) die nuwe staat aanvaar as soewereine staat, want die internasionale gemeenskap moet in terme van die internasionale reg die nuwe staat aanvaar alvorens die nuwe staat enige interstaatlike ooreenkomste mag sluit. Alhoewel hierdie dokument nie afstigting voorstaan nie, moet daarop gelet word dat Kaapland reeds aan al hierdie vereistes vir volkome afstigting voldoen, indien die bevolking dit sou verkies.

Daar kan dus geen internasionale wetlike teenkanting wees teen groter onafhanklikheid van Kaapland deur implementering van federalisme nie.

## 4.4 Opsomming

Dit is duidelik uit die reg, in terme van sowel die Suid Afrikaanse, Afrika- as die internasionale reg, dat enige groep mense met ’n gedeelde kultuur en taal die reg op selfbeskikking het. Die enigste optrede wat verlang word van so ’n “groep” mense, is om saam te staan en saam te besluit dat hulle selfbeskikking wil hê, en dan daarop aanspraak te maak binne die wetlik toelaatbare raamwerk.

Uit bostaande word dit ook duidelik dat dit nie onwettig is vir enige persoon of groep mense binne Suid-Afrika om aktief te strewe na selfbeskikking nie.

# 5 Ekonomiese onafhanklikheid

Ekonomiese onafhanklikheid van ’n Kaaplandse federale deelstaat word in hierdie afdeling beskou vanuit twee oogpunte, naamlik:

- die vermoë van Kaapland se vryemarkekonomie om onafhanklik te kan funksioneer; en
- die vermoë van Kaapland om ’n onafhanklike fiskus te handhaaf (m.a.w. om genoeg belasting in te samel om die staat se uitgawes te dek).

Verder sluit hierdie afdeling af met ’n kort oorsig oor die aansienlike ekonomiese groeimoontlikhede in Kaapland.

## 5.1 Onafhanklikheid van die vryemarkekonomie

### 5.1.1 Inleiding

Die onafhanklikheid van ’n land of streek word tot ’n groot mate deur bepaal die ekonomiese struktuur, lewensvatbaarheid en volhoubaarheid van daardie land of streek. Dit kan geverifieer word aan die hand van ’n wye reeks aanwysers wat aspekte meet oor ’n tydperk of op ’n spesifieke punt in tyd.

Hierdie aanwysers kan die volgende insluit:

- Geografiese posisie (in watter wêreldstreek is die gebied geleë; word dit deur ander lande begrens (sogenaamd “land-locked”), of in geheel of gedeeltelik deur oseane begrens)
- Klimaatstoestande (gemiddelde reënval, seisoenale temperature, ens.)
- Biodiversiteit
- Natuurlike hulpbronne (waterbronne, minerale bronne, ens.)
- Demografie (bevolking, huishoudings, indiensnemingsvlakke, ens.)
- Sosiale infrastruktuur (opvoeding en opleiding, gesondheid, behuising, ens.)
- Sosio-ekonomiese toestande (inkomstevlakke, inkomsteverspreiding, bruto binnelandse produk (BBP) per kop van die bevolking, ens.)
- Ekonomiese infrastruktuur (vervoer, water, energie en kommunikasie)
- Ekonomiese ontwikkeling en toestande (BBP, ekonomiese groei, buitelandse handel, vaste investering, sektoraal-ekonomiese samestelling, sektorale produksievlakke en sektorale bydraes tot die BBP)

Gerieflikheidshalwe sal daar in hierdie ontleding aanvaar word dat die toekomstige Kaapland gaan bestaan uit die huidige provinsies Wes- en Noord-Kaap. Die westelike deel van die Oos-Kaap word uitgelaat omdat dit ’n relatief klein gebied is, en omdat data vir hierdie gebied nie afsonderlik beskikbaar is nie.



**Figuur 13: Huidige provinsies Wes- en Noord-Kaap**

Om die Wes-Kaap en Noord-Kaap in nasionale perspektief te plaas, word ’n vergelyking hieronder verskaf van die twee provinsiesaan die een kant met Suid-Afrika as geheel aan die ander kant, aan die hand van ’n reeks veranderlikes.

**Nasionale vergelyking**

**Suid-Afrika, Wes-Kaap en Noord-Kaap**

| Veranderlike | Periode | Aanwyser | Suid-Afrika | Wes-Kaap | | Noord-Kaap | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | Data | Data | % van SA | Data | % van SA |
| Area | 2014 | km² | 1,220,812 | 129,462 | 10.6 | 372,889 | 30.5 |
| Bevolking | 2014 | Getal | 54,058,647 | 6,096,454 | 11.3 | 1,174,899 | 2.2 |
| Bevolkingsdigtheid | 2014 | Getal/km² | 44 | 47 | - | 3 | - |
| Arbeidsmag (15-64 jaar) | 2015 | Getal | 21,211,000 | 2,951,000 | 13.9 | 420,000 | 2.0 |
| Indiensneming | 2015 | Getal | 16,018,000 | 2,380,000 | 14.9 | 312,000 | 1.9 |
| Werkloosheid | 2015 | Getal | 5,193,000 | 571,000 | 11.0 | 108,000 | 2.1 |
| Werkloosheidskoers | 2015 | % | 24.5 | 19.3 | - | 25.7 | - |
| Huishoudings | 2014 | Getal | 15,335,506 | 1,722,133 | 11.2 | 324,493 | 2.1 |
| Gemiddelde huishoudelike inkome | 2014 | Rand | 157,220 | 234,212 | 149.0 | 164,311 | 104.5 |
| Huishoudings per inkomekategorie: | | | | | | | |
| R0 - R96 000 per jaar | 2014 | Getal | 9,487,606 | 829,808 | 8.7 | 194584 | 2.1 |
| R96 001 - R360 000 per jaar | 2014 | Getal | 4,043,970 | 581,664 | 14.4 | 96701 | 2.4 |
| R360 000 - R1 200 000 per jaar | 2014 | Getal | 1,572,994 | 267,091 | 17.0 | 29516 | 1.9 |
| R1 200 001 - R2 400 000+ per jaar | 2014 | Getal | 230,936 | 43,570 | 18.9 | 3692 | 1.6 |
| Residensiële eiendomme | 2016 | Getal | 6,300,000 | 1,108,800 | 17.6 | 170,100 | 2.7 |
| Waarde van residensiële eiendomme | 2016 | R miljoen | 4,400,000 | 1,108,800 | 25.2 | 57,200 | 1.3 |
| Nuwe behuising voltooi[1] | 1994-2015 | Getal | 1,203,522 | 303,345 | 25.2 | 14,441 | 1.2 |
| Gemiddele residensiële huur | 2015 | Rand | 5,898 | 6,509 | 110.4 | 7,498 | 127.1 |
| BBP (nominaal) | 2014 | R miljoen | 3,797,068 | 518,091 | 13.6 | 79,933 | 2.1 |
| BBP (reëel)[2] | 2014 | R miljoen | 3,009,283 | 414,147 | 13.8 | 66,343 | 2.2 |
| Reële BBP groei | 2014 | % | 1.5 | 1.9 | - | 2.8 | - |
| BBP per capita (nominaal) | 2014 | Rand | 70,240 | 84,982 | 121.0 | 68,034 | 96.9 |
| BBP per capita (reëel)[2] | 2014 | Rand | 55,667 | 67,932 | 122.0 | 56,467 | 101.4 |
| Uitvoere | 2014 | R miljoen | 962,976 | 109,333 | 11.4 | 13,372 | 1.4 |
| Invoere | 2014 | R miljoen | 1,083,383 | 236,181 | 21.8 | 3,546 | 0.3 |
| Handelsbalans | 2014 | R miljoen | -120,407 | -126,848 | - | 9,826 | - |

[1]Privaatsektor gefinansier, uitgesluit staatsgesubsideerde HOP-behuising

[2]Konstante 2010 pryse

Bronne: BER, IHS, Lightstone, Stats SA, TPN

**Figuur 14: Vergelyking van die Wes- en Noord-Kaap met die hele Suid-Afrika**

### 5.1.2 Die Wes-Kaapse ekonomie en verwante aspekte

Op sosio-ekonomiese gebied was 48.2% van ’n totaal van 1 722 133 huishoudings in die Wes-Kaap in 2014 deel van die lae-inkomstekategorie met ’n inkomste van tot R96 000 per jaar; 33.8% van huishoudings het geval in die kategorie van R96 001–R360 000 per jaar, 15.5% in die kategorie van R360 001–R1 200 000 per jaar en 2.5% in die kategorie van R1 200 001–R2 400 000+ per jaar.

Oor ’n tydperk van 10 jaar van 2005 tot 2014 het die Wes-Kaapse ekonomie reële groei van sowat 3.4% per jaar getoon, met die gemiddelde reële streeks-BBP van die provinsie in die orde van R371.4 miljard per jaar oor hierdie tydperk.

Die sektorale samestelling van die Wes-Kaapse ekonomie toon dat die finansiële, eiendoms- en sakedienstesektore die oorheersende sektore was in 2005–2014, met ’n gemiddelde aandeel van 25.9% per jaar in die provinsie se BBP. Dit kan hoofsaaklik toegeskryf word aan die aanwesigheid van groot langtermynversekeraars, batebestuursmaatskappye en mediagroepe wat in die provinsie gesetel is. Die vervaardigingsektor het ’n aandeel van 14.7% per jaar in die provinsie se ekonomie gehad in 2005-14, gevolg deur die groot- en kleinhandelsektore met ’n aandeel van 14.5% per jaar en die vervoersektor met ’n aandeel van 9.9% per jaar oor hierdie tydperk.

Wat buitelandse handel betref, het die Wes-Kaap goedere ter waarde van R109.3 miljard uitgevoer in 2014, met voedselprodukte wat sowat 40.6% (R44.4 miljard) hiervan uitgemaak het. ’n Totaal van R236.2 miljard se goedere is in 2014 via die Wes-Kaap ingevoer, wat hoofsaaklik bestaan het uit mineraalprodukte (ru-olie vir raffineringsdoeleindes) met ’n waarde van R138.8 miljard (58.8% van totale invoere). Die invoer van masjinerie en toerusting het in 2014 sowat R19.6 miljard bedra (8.3% van die totaal), gevolg deur tekstielinvoere ter waarde van R11.8 miljard (5% van die totaal).

Die Wes-Kaap beskik oor ’n goedgevestigde vervoerstelsel en –infrastruktuur, wat ekonomiese aktiwiteit, ontwikkeling en buitelandse handel bevorder en ondersteun, met drie prominente hawens wat hiertoe bydra, naamlik Saldanhabaai aan die Weskus, Kaapstad in die skiereiland en Mosselbaai aan die Kaapse suidkus. Die Saldanhabaai-hawe is veral ingestel op die uitvoer van ystererts wat in die Noord-Kaap gemyn word en per spoor na die hawe vervoer word, en het in 2015 ’n totaal van 71.8 miljoen ton vrag hanteer. Naby Saldanha is ook ’n staalaanleg geleë wat ’n groot produseerder en uitvoerder van verskeie staalprodukte is. Die Kaapstadse hawe het in 2015 vrag van 16.7 miljoen ton hanteer en die Mosselbaaise hawe het vrag van 2.5 miljoen ton in dieselfde jaar hanteer. Die Kaapstadse hawe is die enigste hawe in die provinsie wat vraghouers kan hanteer en ’n totaal van 888 976 vraghouers (Twintig-Voet-Ekwivalente-houers (TEU-houers, wat ook ’n aanduiding is van ’n skip se vragdravermoë) is in 2015 hanteer. ’n Totaal van 2520 skepe het die Kaapstadse hawe in 2015 aangedoen, gevolg deur Mosselbaai met 1050 skepe en Saldanhabaai met 618 skepe.

Alhoewel die landbousektor slegs sowat 3.9% tot die provinsie se BBP in die 10-jaar tydperk van 2005–2014 bygedra het, is daar tog ’n sterk fokus wat betref die graan-, wyn-, vrugte- en groentebedryf, met sommige van hierdie bedrywe wat ook aan prominente uitvoermarkte gekoppel is en dus bydra tot inkomste uit buitelandse valuta. Die Wes-Kaap beskik ook oor beduidende visbronne, en prominente visverwerkingsmaatskappye is in die provinsie gesetel. Sowat 75% van alle kommersiële visvangste in Suid-Afrika geskied langs die Wes-Kaapse kuslyn. Daar is verskeie kleiner hawens langs die Wes-Kaapse kus wat op die visbedryf

toegespits is; dertien van hierdie hawens gaan oor die volgende paar jaar opgegradeer word om produktiwiteit, indiensneming en toerisme te bevorder. Voedselverbouing en -verwerking en vissery is dus belangrike landbouverwante bedrywe in die provinsie wat tot ekonomiese aktiwiteit en werkskepping bydra.

Die energiesektor beklee ’n baie belangrike plek in die Wes-Kaapse ekonomie en is gekoppel aan uitgebreide infrastruktuur. Die Chevron-olieraffinadery is in Milnerton naby Kaapstad geleë en het ’n raffineringsvermoë van ongeveer 100 000 vate ru-olie per dag – vandaar dan die hoë persentasie (58.8%) van die totale waarde van invoere ten opsigte van mineraalprodukte. Daar kan aanvaar word dat ’n groot persentasie van die verwerkte petroleumprodukte versprei word na ander provinsies in SA, wat die handelsbalans aansienlik sal versterk indien dit as uitvoere gereken sou word. By Mosselbaai in die Suid-Kaap is PetroSA se aanleg geleë wat gas tot sintetiese vloeibare brandstof verwerk, met ’n produksiekapasiteit van 45 000 vate per dag. Wat elektrisiteitsopwekking betref, beskik die Wes-Kaap oor Suid-Afrika se enigste kernkragsentrale, Koeberg, wat 30 kilometer noord van Kaapstad en naby Melkbosstrand aan die Weskus geleë is. Hierdie kragsentrale beskik oor twee opwekkingseenhede wat ’n netto 1 860 MW tot die nasionale netwerk kan bydra, met ’n gemiddelde jaarlikse produksie van 13 668 GWh.

Gegewe die Wes-Kaap se ligging, klimaat en biodiversiteit, word verskeie areas in die provinsie as gesogte toeristebestemmings beskou, wat bydra tot addisionele ekonomiese aktiwiteit en werkskepping. Buitelandse toerisme is ook ’n groot bron van inkomste vir die provinsie. Die meerderheid internasionale toeriste wat na Suid-Afrika kom, besoek die Wes-Kaap, met Kaapstad, die Tuinroete en die wynroetes as die populêrste gebiede wat besoek word.

Die Wes-Kaap se ekonomiese aktiwiteit en infrastruktuur is oor ’n breë front en verskeie sektore versprei en gediversifiseer, wat werkskepping bevorder en ondersteun. Teen hierdie agtergrond het die Wes-Kaap dan ook die laagste werkloosheidsyfer (19.3% in 2015) van al die provinsies.

Die bostaande ontleding is ’n aanduiding daarvan dat die Wes-Kaap reeds ’n beduidende vlak van ekonomiese onafhanklikheid en volhoubaarheid bereik het.

### 5.1.3 Die Noord-Kaapse ekonomie en verwante aspekte

Die Noord-Kaap is die grootste provinsie in Suid-Afrika. Dit beslaan 30.5% van die totale oppervlak van die land, maar het die laagste bevolkingsaantal. Dit Noord-Kaap was dus in 2014 die ylbevolkste gebied in SA met gemiddeld slegs 3 mense per vierkante kilometer. Ekonomiese aktiwiteit in die provinsie is hoofsaaklik tot die landbou- en mynbousektor beperk, met sterk groei in die hernubare energie sektor.

Wat huishoudelike-inkomsteverspreiding betref, het 60% van ’n totaal van 324 493 huishoudings in 2014 in die lae inkomstekategorie van tot R96 000 per jaar geval, gevolg deur 29.8% van huishoudings in die kategorie van R96 001–R360 000 per jaar, 9.1% in die kategorie van R360 001–R1 200 000 per jaar en slegs 1.1% in die kategorie van R1 200 001–R2 400 000+ per jaar.

Tussen 2005 en 2014 het die Noord-Kaapse ekonomie ’n gemiddelde reële groeikoers van 2,2% per jaar gehandhaaf, wat laer was as die nasionale gemiddeld van 3% per jaar oor hierdie

tydperk. Die gemiddelde vlak van reële BBP in die Noord-Kaap was R60.6 miljard per jaar oor die bogenoemde tydperk van 10 jaar.

Die sektorale samestelling van die Noord-Kaapse ekonomie wys op die belang van die mynsektor, wat gemiddeld 23.2% per jaar van die streeks-BBP in 2005–2014 uitgemaak het; dit dui op die ryk mineraalbronne in die provinsie. Ystererts, diamante, mangaan, koper, sink, graniet, kalksteen, lood, gips en halfedelstene is van die belangrikste mynprodukte wat in die provinsie geproduseer word. ’n Nuwe sinkmyn word tussen Springbok en Pofadder beplan, wat indiensneming sal bevorder in ’n provinsie met ’n werkloosheidsyfer van meer as 25%. Dit sal ook tot gevolg hê dat ’n groot hoeveelheid nuwe behuising gebou moet word, wat verder sal bydra tot ekonomiese aktiwiteit en werkskepping.

Die landbousektor het oor die tydperk 2005–2014 ’n bydrae van gemiddeld 7.1% per jaar tot die Noord-Kaapse BBP gemaak en is die tweede belangrikste ekonomiese aktiwiteit in die provinsie. Alhoewel die Noord-Kaap die droogste provinsie is, vloei twee van Suid-Afrika se grootste riviere, die Oranjerivier en die Vaalrivier, deur die provinsie, en dit is dus uiters belangrik vir die duisende hektaar landbougrond wat uit hierdie riviere en gepaardgaande kanaalstelsels besproei word om groente- en wingerdprodukte te verbou. Besproeiing vind ook plaas uit die Harts-, Riet- en Modderrivier.

Wat buitelandse handel betref, het uitvoere vanuit die Noord-Kaap sowat R13.4 miljard beloop in 2014, wat hoofsaaklik uit edelmetale en edelstene bestaan het (R7.2 miljard), gevolg deur ander mineraalprodukte (R3.7 miljard) en ystererts, kalksteen en sement (R3.5 miljard). Invoere het R3.5 miljard bedra in 2014, en dit het hoofsaaklik bestaan uit masjinerie en toerusting ten bedrae van R1.4 miljard en chemikalieë ter ’n waarde van R853 miljoen.

Hoewel die Noord-Kaap nie oor ’n groot hawe beskik nie, word verdere ontwikkeling van en uitbreiding aan die Port Nolloth-hawe beplan om uitvoer te bevorder. Tans word die ystererts wat in die provinsie by Sishen en Kathu gemyn word, per spoor na Saldanhabaai aan die Kaapse Weskus vervoer om uitgevoer te word.

Toerisme is ook ’n belangrike ekonomiese aktiwiteit in die Noord-Kaap. Gewilde bestemmings is Kimberley, Upington, die Kalahari, die verskeie nasionale parke en die Weskus- en Namakwaland-gebied van die provinsie. Upington is ook ’n gewilde oornagplek vir reisigers en toeriste wat na en van die nasionale parke in die provinsie reis en tussen Suid-Afrika en Namibië.

Wat hernubare energie betref, vervul die Noord-Kaap ’n uiters belangrike rol aangesien verskeie groot sonkraginstallasies reeds in bedryf gestel is. Onlangs is die tweede fase van ’n sonkragprojek naby De Aar byvoorbeeld in bedryf gestel nadat die eerste fase van hierdie projek in Augustus 2014 in werking gekom het. Op die hoogtepunt van hierdie sonkragprojek is werksgeleenthede aan sowat 2000 mense verskaf, met 90% wat uit die plaaslike gemeenskap gekom het. Tans werk daar sowat 220 mense op die terrein, met 120 wat vir die instandhouding van die sonkraginstallasie verantwoordelik is. Hierdie werkers verdien inkomste wat ’n groot aantal afhanklikes onderhou. By voltooiing sal hierdie projek krag aan 75 000 tot 100 000 huishoudings kan verskaf.

Die Noord-Kaap is prominent wat astronomie betref, met verskeie teleskope en verwante installasies by Sutherland wat dien om sterrestelsels te bestudeer. Hierdie fasiliteite is ook ’n groot toeristeaantreklikheid wat dus bydra tot ekonomiese aktiwiteit en werkverskaffing. Die

Noord-Kaap is ook die tuiste van die toekomstige SKA-megaprojek (Square Kilometre Array), wat 75 kilometer noordwes van Carnarvon geleë is.

Die Noord-Kaap is ’n ylbevolkte en uitgestrekte gebied wat hoofsaaklik van landbou en mynbou afhanklik is, waar beide hierdie sektore baie gevoelig is vir weersomstandighede en internasionale kommoditeitspryse. Die gebied is grotendeels in ’n baie droë klimaat geleë, met die landboubedryf wat baie afhanklik is van die wydverspreide en goedontwikkelde besproeiingskemas wat oor die jare ontwikkel is.

Teen die agtergrond van die bostaande ontleding sal die Noord-Kaap dit relatief moeilik vind om ekonomies totaal onafhanklik te funksioneer sonder om gekoppel te wees aan ’n aangrensende ekonomies sterker en meer ontwikkelde en gediversifiseerde streek. Die Noord-Kaapse ekonomie vul egter dié van die Wes-Kaap uitstekend aan, veral in terme van hernubare energie en mynbou. Gesamentlik kan die twee provinsies ’n sterk en gesonde ekonomie dra.

## 5.2 Onafhanklikheid van die Kaaplandse fiskus

Kaapland sal slegs onafhanklik kan funksioneer indien daar genoegsame belasting in die gebied ingesamel word om die staat se finansiële verpligtinge te dek. Dit blyk maklik haalbaar te wees, aangesien tans slegs ongeveer 40% van die belasting wat ingevorder word in Kaapland teruggegee word aan die onderskeie Kaapse regerings, terwyl die nasionale regering hom die res toeëien.

Soos aangetoon in die onderstaande uittreksel uit die Wet op die Verdeling van Inkomste 1 van 2015 eis die nasionale regering amper twee derdes (64.5%) van die totale begroting op:

**SCHEDULE 1**

**EQUITABLE DIVISION OF REVENUE RAISED NATIONALLY AMONG THE THREE SPHERES OF GOVERNMENT**

| Spheres of Government | Column A | Column B | |
|---|---|---|---|
| | | Forward Estimates | |
| | 2015/16 | 2016/17 | 2017/18 |
| | R'000 | R'000 | R'000 |
| National[1,2] | 789 463 526 | 851 811 074 | 936 457 697 |
| Provincial | 382 673 477 | 405 264 594 | 428 892 540 |
| Local | 50 207 698 | 52 868 706 | 55 512 141 |
| **TOTAL** | **1 222 344 701** | **1 309 944 374** | **1 420 862 378** |

*1. National share includes conditional allocations to provincial and local spheres, general fuel levy sharing with metropolitan municipalities, debt-service costs and the contingency reserve*

*2. Direct charges for the provincial equitable share are netted out*

**Figuur 15: Verdeling van die gelykmatige aandeel**

Alhoewel ’n klein deel van die nasionale regering se fondse direk aan munisipaliteite en provinsies teruggegee word as voorwaardelike toekennings (“conditional grants”), is die provinsies se grootste inkomste die sogenaamde gelykmatige aandeel (“equitable share”). Hierdie verdeling is tans soos volg:

**SCHEDULE 2**

**DETERMINATION OF EACH PROVINCE'S EQUITABLE SHARE OF THE PROVINCIAL SPHERE'S SHARE OF REVENUE RAISED NATIONALLY**
**(as a direct charge against the National Revenue Fund)**

| Province | Column A | Column B | |
|---|---|---|---|
| | 2015/16 | Forward Estimates | |
| | | 2016/17 | 2017/18 |
| | R'000 | R'000 | R'000 |
| Eastern Cape | 54 311 819 | 57 367 961 | 60 069 069 |
| Free State | 21 757 298 | 22 775 186 | 23 979 176 |
| Gauteng | 73 413 414 | 78 236 773 | 83 601 741 |
| KwaZulu-Natal | 82 253 946 | 86 885 446 | 91 429 978 |
| Limpopo | 45 377 444 | 48 120 920 | 50 502 078 |
| Mpumalanga | 31 029 509 | 32 970 925 | 35 113 208 |
| Northern Cape | 10 137 746 | 10 730 339 | 11 396 762 |
| North West | 26 150 635 | 27 675 998 | 29 492 553 |
| Western Cape | 38 241 666 | 40 501 046 | 43 307 975 |
| **TOTAL** | **382 673 477** | **405 264 594** | **428 892 540** |

**Figuur 16: Verdeling van die gelykmatige aandeel tussen provinsies**

Kaapland se totale ontvangste vanaf die sentrale regering is dus soos volg:

| Instrument | Wes-Kaap | Noord-Kaap | Totaal |
|---|---|---|---|
| Gelykmatige aandeel | 38.2 | 10.7 | 48.9 |
| Voorwaardelike toekennings | 10.7 | 3.5 | 14.2 |
| Toekennings aan plaaslike regerings | 3.5 | 1.4 | 4.9 |
| **Totaal** | **52.4** | **15.6** | **68** |

In die 2015-2016 belastingjaar het SARS ongeveer R1070 miljard se belastings ingevorder, waarvan ten minste 16% in die Wes- en Noord-Kaap ingesamel is. Kaapland se inwoners betaal dus meer as R160 miljard per jaar aan SARS, maar kry slegs R68 miljard daarvan terug vanaf die nasionale regering. Die oorblywende R92 miljard word deur die sentrale regering geneem.

Die fondse beskikbaar aan die regering van die federale deelstaat Kaapland sal ten minste twee maal die huidige ontvangste wees. Dit is dus baie duidelik dat die regering van so 'n deelstaat nie net voldoende belasting sal kan insamel om sy uitgawes te dek nie, maar dat die gebied veel beter af sal wees as dit 'n federale deelstaat word.

## 5.3 Moontlikhede vir ekonomiese groei in Kaapland

Kaapland beskik oor uitstekende geleenthede vir sterk ekonomiese groei indien die juk van die res van SA afgegooi word. Hierdie afdeling noem enkele van hierdie geleenthede.

Dit is belangrik om te besef dat Kaapland net in die Noord-Kaap oor grondstowwe (behalwe landbouprodukte) beskik om uit te voer, en dat Kaapland se ekonomiese groei, soos in die meeste ander eerstewêreldlande, dus gebaseer moet word op dienste, intellektuele eiendom en hoëtegnologieontwikkeling en -vervaardiging.

### 5.3.1 Digitale ekonomie

Soos bespreek word in afdeling 6.6 is die Wes-Kaap reeds direk met veseloptiese kabels verbind aan Europa, die Amerikas en Asië. Kaapland sal dus in ’n uitstekende posisie wees om digitale dienste te lewer aan hierdie gebiede asook aan die res van die wêreld.

Die Wes-Kaap is reeds ’n baie sterk speler in die wêreldwye oproepsentrum mark. Verder is sagtewareontwikkeling en webdienste ook reeds goed gevestig. Baie ander dienstesektore, soos byvoorbeeld finansiële dienste, media en opleiding, steun ook direk op goeie toegang tot informasie- en kommunikasietegnologie dienste. Kaapland met sy uitstekende internet-verbindings kan dus ’n groeipunt word vir die dienste-ekonomie in Suider-Afrika.

Die Kaaplandse deelstaat sal ook ontslae kan raak van die huidige wetgewing wat groei in die dienstesektor groei verhinder, soos byvoorbeeld die wette wat internasionale elektroniese betalingsdienste verbied (en gevolglik direkte betaling vanaf en na die buiteland moeilik maak). Dit, tesame met ’n fokus op tegniese onderwys en belegging in infrastruktuur (sowel netwerke as kragvoorsiening) kan Kaaplandse besighede daartoe in staat stel om ten volle deel te neem aan die digitale wêreldekonomie.

### 5.3.2 Hoëtegnologieontwikkeling en -vervaardiging

Kaapland is vinnig besig om die sentrum van hoëtegnologieontwerp en -vervaardiging te word in Suider-Afrika. Voorbeelde hiervan is die volgende:

- hernubare energie (bv. vervaardiging van fotovoltaïese sonpanele)
- die ruimte-industrie (die Wes-Kaap het reeds 7 satellietvervaardigers; een van die grootste konsentrasies ter wêreld)
- elektroniese vervaardiging (bv. die vervaardiging van platskerm-televisies naby Atlantis)
- militêre toerusting (bv. die radar- en radiostelselvervaardigers in Stellenbosch)
- die werk van die Silicon Cape Initiative en die Cape Innovation and Technology Initiative

Kaapland het verskeie universiteite en technikons wat tegnies baie sterk staan, en wat reeds verskeie hoëtegnologiebesighede tot stand gebring het. So byvoorbeeld is die Wes-Kaapse ruimte-industrie die direkte gevolg van die werk wat in die laat 1990’s by Stellenbosch gedoen is ten opsigte van die SunSat-satelliet. Hele nuwe industrieë kan geskep word as hierdie samewerkingsmodel uitgebrei word na ander velde.

Die bestaande hoëtegnologie-industrieë moet sover moontlik ondersteun word deur die Kaaplandse regering, iets wat slegs moontlik gaan wees indien Kaapland beheer oor sy eie fiskus verkry. Daar is tans feitlik geen fondse beskikbaar vir die Wes-Kaapse regering om innovasie en ontwikkeling te ondersteun nie.

### 5.3.3 Hernubare energie

Soos in afdeling 6.4 bespreek, word daar verwag dat die Noord-Kaap een van die grootste elektrisiteitsproduserende gebiede in Afrika gaan word. Die uitstekende vlak van sonbestraling,

lae bevolkingsdigtheid en die nabyheid van die hoogspannings-elektrisiteitsverspreidingsnetwerk maak die gebied ideaal vir beide fotovoltaïese en sonkonsentrerings-opwekkingsinstallasies. Hernubare energie kan die hoofdrywer word van werkskepping in die Noord-Kaap, en dit transformeer van 'n relatief lae-inkomstegebied tot 'n langtermyn-volhoubare, welvarende area.

### 5.3.4 Wetenskaplike navorsing

Kaapland is uiters geskik vir groot internasionale wetenskaplike projekte. Nie net beskik Kaapland oor uitstekende tegniese vaardighede nie, maar ontwikkelingskostes is ook laag en daar is voldoende land beskikbaar. Veral op die terrein van die astronomie staan die Noord-Kaap uit, met die 10-meter SALT optiese teleskoop en die enorme SKA-radioteleskoop wat reeds daar gebou word.

Kaapland kan maklik die voorkeurbestemming word vir die plasing van die volgende generasie sensitiewe wetenskaplike instrumente, aangesien daar min gebiede in die wêreld is met die regte kombinasie van hoë tegniese vaardighede, wye oop spasies en goeie internet- en kragverbindings. Hierdie wetenskaplike instrumente word tipies deur wêreldwye konsortia ontwikkel, wat miljarde in die Kaaplandse ekonomie kan instoot.

### 5.3.5 Onderwys

Min mense weet dat onderwys een van Australië se grootste uitvoerprodukte is. Elke jaar word derduisende studente uit China en ander Asiatiese lande na Australië gestuur om te studeer. Dit is 'n groot bron van inkomste, aangesien die universiteite gemiddeld 4–5 maal meer aan kursusgeld vra vir internasionale studente as wat Australiese burgers vir dieselfde kursusse betaal. Kaapland kan hierdie selfde rol vervul in Afrika, waar welaf studente vanuit die hele Afrika aan vooraanstaande universiteite kom studeer. Dit is egter noodsaaklik dat die onderwysstandaarde van wêreldgehalte bly, iets wat toenemend moeiliker gaan word onder die huidige bestel.

### 5.3.6 Gevorderde landbou en akwakultuur

Soos reeds genoem is Kaapland 'n groot netto uitvoerder van landbouprodukte. Hierdie uitvoere kan aansienlik verhoog word deur die toepassing van gevorderde landboumetodes. Veral in die veld van akwakultuur is daar groot geleenthede. Die kweek van gesogte en duur seekosse, soos perlemoen, in akwakultuurplase kan 'n beduidende bydrae maak tot die Kaaplandse ekonomie.

### 5.3.7 Opsomming

'n Toekomstige Kaaplandse federale deelstaat, wat die huidige Wes- en Noord-Kaap provinsie insluit, se ekonomie sal volkome onafhanklik kan funksioneer. Die ekonomiese eienskappe van dié provinsies vul mekaar goed aan, en kan saam 'n sterk en gesonde ekonomie vorm.

Kaapland se regering sal ongeveer R70–80 miljard meer per jaar kan spandeer in die gebied as dit 'n federale deelstaat word, wat die huidige inkomste meer as verdubbel. Hierdie addisionele

geld sal gebruik kan word om mense uit armoede op te hef, gesondheidsorg en onderwys aan almal te bied en ekonomiese groei te bevorder. Daar is verskeie moontlikhede vir industrieë wat sterk ekonomiese groei in Kaapland kan dryf, mits hulle voldoende ondersteun word.

## 6 Onafhanklikheid van essensiële infrastruktuur en dienste

### 6.1 Oorsig

Kaapland sal net onafhanklik as deelstaat kan funksioneer indien sy essensiële infrastruktuur en dienste ook onafhanklik van die res van SA kan funksioneer. Hierdie afdeling toon aan hoe die essensiële infrastruktuur en dienste in Kaapland met relatiewe gemak onafhanklik bedryf kan word.

### 6.2 Water

Net soos wat die geval is met elektrisiteit, het die SA nasionale regering vir jare die gevaarligte rondom watervoorsiening geïgnoreer. Reeds in 2014 is gewaarsku dat 98% van SA se totale watervoorsiening gebruik word, en dat 37% van alle water verlore gaan deur vermorsing. Daar is toe geraam dat tot R60 miljard nodig gaan wees om 'n landswye waterkrisis te vermy, wat omtrent gelykstaan aan twintig keer die Departement van Water en Sanitasie se jaarlikse begroting.

Watervoorsiening vir Kaapland funksioneer reeds onafhanklik van die res van Suid-Afrika. Die meeste water in SA word voorsien deur plaaslike owerhede en waterrade, en geen van die waterrade se gebiede strek oor Kaapland se grense heen nie. Daar is dus ook geen noemenswaardige waterpyplyne tussen die Kaap en die van die res van SA nie.




**Figuur 17: Waterraadgebiede en waterbestuurareas (https://www.dwa.gov.za/io/wsimaps.aspx)**

Die grense van die Waterbestuurareas (WMA's) in die Wes- en Noord-Kaap stem ook goed ooreen met Kaapland se gebiedsgrense, en totale selfvoorsienendheid ten opsigte van drinkwater sal maklik haalbaar wees.

Waterbronne in die Kaap word aansienlik beter bestuur as in die res van Suid-Afrika. Die volgende kaart, afkomstig van die Nasionale Waterhulpbronstrategie (NWRS, 2013-uitgawe), toon duidelik aan dat verwagte watertekorte in Kaapse dorpe gemiddeld aansienlik laer is as in die noordelike en oostelike dele van SA




**Figuur 18: Toekomstige watertekorte (http://www.dwa.gov.za)**

Laastens kan daarop gewys word dat die Wes-Kaap die enigste SA provinsie is wat reeds aktief begin optree om die verwagte gevolge van klimaatsverandering aan te spreek.

## 6.3 Voedsel

Voedselvoorsiening, -beskikbaarheid en -bekostigbaarheid vir al die mense van 'n land is een van die belangrikste kommoditeite vir enige gemeenskap of volk; nie net om te kan oorleef nie, maar sodat sowel die individu as die volk kan ontwikkel tot hulle volle potensiaal.

Die belangrikste kossoorte vir die mens om ten volle gevoed te wees met alle nodige minerale, vitamiene, proteïene en stysels, is basies die volgende:

- vleis en vis vir proteïene
- groente en vrugte vir minerale en vitamiene
- groente en graan vir stysels

Die vraag is nie net of Kaapland die bestaande kapasiteit het om genoeg van bogenoemde kossoorte te produseer nie, maar ook of die gebied die uitbreidingskapasiteit het vir 'n groeiende, lewensvatbare volk om te gedy. Kan Kaapland bogenoemde landbouprodukte ook ekonomies lewensvatbaar op 'n volhoubare (permanente) basis produseer om met die internasionale gemeenskap se produksie te kan meeding en selfs uit te voer?

As die volume van die bestaande landbouprodukte wat tans uitgevoer word as maatstaf geneem word, is dit duidelik dat daar vele landbouprodukte is wat tans selfs na Westerse lande uitgevoer

word. SA kan tans slegs nie met koring en mielies meeding vir uitvoere nie. Daar is twee hoofredes hiervoor, naamlik eerstens dat die opbrengs per hektaar vir beide produkte hoër is in die VSA en Europa, en tweedens die feit dat bogenoemde regerings hulle boere subsidieer vir hierdie produkte.

### 6.3.1 Vleis en vis

Wat vleisproduksie betref, is Kaapland tans die hoofprodusent van skaap- en lamsvleis vir die hele SA. Hoenderboerderye in die Wes-Kaap voorsien tans die hele Kaapland van hoendervleis en kan dus voldoen aan die volle vraag na hoendervleis vir die twee provinsies. Daar is ook tans genoegsame varkvleisprodusente om te voorsien in Kaapland se vraag na varkvleis.

Die beesvleis wat tans in Kaapland geproduseer word, is egter nie voldoende nie. Dit is egter slegs daaraan toe te skryf dat die grootste voerkrale tans in die noordelike dele van SA geleë is en Kaapland nie hoef mee te ding met hierdie bedrywe nie. Indien die situasie so verander dat die gebiede self voldoende beesvleis moet voorsien, is dit heeltemal moontlik om dit te doen.

Kaapland het ’n totale kuslyn van ongeveer 1350 km, met ’n groot visbedryf. Die Kaaplandse visbedryf voer tans reeds aansienlike hoeveelhede vis na die res van die wêreld uit, en kan dus meer as genoeg vis vir plaaslike gebruik voorsien, en ook voortgaan met die uitvoer daarvan. Die vestiging van sowel seewater- as varswater-visplase bied ’n baie groot sakegeleentheid vir die nuwe onafhanklike deelstaat, wat die uitvoergeleenthede van vis kan uitbrei asook goedkoop proteïene plaaslik kan lewer deur middel van goedkoper verskaffing van vars vis.

### 6.3.2 Groente en vrugte

Die Wes-Kaap word tans beskou as die groentemandjie van SA en die gebied kan dus sonder enige probleme voortgaan om groente te voorsien aan die hele Kaapland, sonder enige invoere. Vrugte word ook tans in groot hoeveelhede uitgevoer, en in 2015 is meer as 50% van SA se vrugte uitgevoer vanaf die Wes-Kaap. Vir doeltreffende vestiging van ’n onafhanklike gebied wat kos bekostigbaar aan sy mense beskikbaar kan stel, kan groenteproduksie nog verder uitgebrei word deur die vestiging van kibboetse. Dit sal uiteraard ook die armoede en werkloosheidsprobleem help oplos onder arm gemeenskappe.

### 6.3.3 Graan en styselgewasse

Styselgewasse sluit onder andere in mielies, koring, aartappels, boontjies en ertjies. Daar word tans wel groot hoeveelhede mielies in die Noord-Kaap verbou, maar as gevolg van die veel groter volume wat in die Vrystaat verbou word, word dit tans nie nodig geag om die produksie in die Noord-Kaap te verhoog nie. Mielieproduksie kan egter sonder probleme uitgebrei word in die bestaande besproeiingskemas van die Noord-Kaap asook in sekere gebiede van die Wes-Kaap en sal dan aan die vraag vir eie gebruik in Kaapland kan voldoen. Tans word mielies vanuit ander dele van SA wel na Kaapland versprei.

Die Wes-Kaap is tans die hoofprodusent van koring vir die hele SA en die gebied sal dus ten volle kan voorsien in Kaapland se eie behoeftes, asook nog kan uitvoer na die res van SA en selfs Afrika.

Die huidige produksie van aartappels in die Wes-Kaap is voldoende vir gebruik in Kaapland, maar sal uitgebrei moet word vir verwagte hoër verbruik wanneer die bevolking toeneem.

Die verbouing van boontjies en ertjies het drasties verlaag in die Wes-Kaap as gevolg van die hoër produksie daarvan in die noordelike dele van SA. Dit kan reggestel word deur hierdie produkte eenvoudig net weer te begin verbou in die Wes-Kaap, wat genoeg sal kan produseer vir die hele Kaapland.

Dit is dus duidelik dat die voorgestelde Kaaplandgebied beslis sal kan voorsien in die kosbehoeftes van die bevolking, en selfs ’n oorskot sal kan produseer vir uitvoer om buitelandse valuta te verdien.

## 6.4 Elektrisiteit

In die huidige bedeling het Eskom ’n totale monopolie op die verspreiding van elektrisiteit, wat meebring dat Eskom ook die monopolie het op die opwekking van elektrisiteit. Daar is dus geen vryemarkkompetisie of verantwoording nie.

Ongelukkig het Eskom deur jare se wanbestuur en swak beplanning vanaf 2007 die hele SA in ’n kragkrisis gedompel. Die SA regering het versuim om sy eie kragbeleid van 1998 te implementeer, wat direk tot die krisis in 2007 gelei het. Die nuwe steenkoolkragstasie naby Ellisras gaan ten minste sewe jaar agter skedule wees teenoor die oorspronklike inbedryfstellingsdatum van 2010. Die kragkrisis het ’n laagtepunt bereik toe daar krake in die Majuba-kragstasie se steenkoolsilo’s gevind is, en sedertdien is beurtkrag ’n algemene verskynsel in SA. Aan die einde van 2015 het Eskom aangekondig dat die kragkrisis iets van die verlede is, maar dit blyk by nadere ondersoek feitlik uitsluitlik te danke te wees aan verlaagde verbruik weens die verswakkende SA ekonomie en die bydrae van onafhanklike kragvoorsieners, en dus nie aan verhoogde opwekkingsuitset deur Eskom nie.

Die ekonomiese impak van die kragkrisis kan nie onderskat word nie. Verskeie krag-intensiewe industrieë het totaal ten gronde gegaan, soos byvoorbeeld sommige aluminiumsmelters, terwyl die meeste ander industrieë swaar gely het onder die kragprobleem. Ten spyte hiervan het die regering versuim om die land se elektrisiteitsmark te privatiseer, en word Eskom se topbestuur nog steeds miljoene in bonusse betaal – dít terwyl die Eskom befondsingstekort in 2015 ongeveer R200 miljard beloop het.

Dit is dus duidelik dat Kaapland aansienlik beter af sal wees indien dit self sy kragnetwerk beheer.

Die Kaap se netwerk-skaal opwekkingsinstallasies sal teen 2017 uit die volgende bestaan: die Koeberg-kernkragsentrale, wat ongeveer 1860 MW lewer, en die hidro-elektriese stelsels in die Noord-Kaap, wat 250MW lewer. Wind- en fotovoltaïese opwekkingsinstallasies kan 670 MW in die Wes-Kaap lewer en ongeveer 1430 MW in die Noord-Kaap. Son-konsentreerders in die Noord-Kaap lewer 750MW, en is meestal toegerus met hittebergingsvermoë om ook krag te kan lewer as die son nie skyn nie. Verder is nog 2250 MW beskikbaar vanaf die oopsiklus-gasturbines by Ankerlig, Gourikwa en Acacia en 580 MW vanaf die Palmiet- en Steenbras pompopgaarskemas in die Wes-Kaap, vir gebruik tydens piektye.




**Figure 19: Opwekkingsinstallasies vir hernubare energie en ESKOM-netwerk in 2015 (ESKOM)**

In totaal het die Kaap dus die volgende kragopwekkingsvermoë:

- Basislas: 2100 MW (kern- en hidro-elektrisiteit)
- Piek-opwekking: 3335 MW (pomp-opgaarstelsels, son-konsentreerders en gasturbines)
- Wisselende volumes hernubare energie: ± 2100 MW (fotovoltaïese selle en wind)

Kaapland se huidige kragverbruik word geskat op 3000–3500 MW jaarlikse gemiddeld, met 'n piekaanvraag van 5100 MW. Die bostaande opwekkingsvermoë beteken dat Kaapland dus reeds in 2017 gemiddeld in sy eie elektrisiteitsbehoeftes kan voorsien, alhoewel die tydsberekening van die kragverbruik en die wisselende volume van hernubare opwekking ook in ag geneem moet word.

Verder verwag Eskom reeds dat Kaapland binne die volgende vyf jaar sal ontwikkel tot 'n netto uitvoerder van krag na die res van SA. Daar word verder verwag dat Kaapland teen 2040 die dominante energieproduserende streek in Suider-Afrika sal wees danksy die uitstekend sonbestraling hulpbron.




**Figuur 20: Energieopwekking in 2015 en 2040 (http://www.ee.co.za)**

’n Versnelde program vir die bou van verdere son-konsentreerders met hittebergingsvermoë asook plaaslike energiestoorvermoë vir kleiner dorpe sal die Kaap totaal onafhanklik kan maak ten opsigte van sy elektrisiteitsbehoeftes binne slegs ’n paar jaar. Daar is reeds in die buiteland bewys dat sulke programme nie deur die belastingbetaler gefinansier hoef te word nie, aangesien die meeste groot netwerk operateurs self die kapitaal kan verkry.

Die Kaapse regering moet ook mense aanmoedig om plaaslik energie (sowel elektrisiteit as hitte) op te wek, te stoor en te gebruik. Dit is die mees koste-effektiewe manier om son- energie te benut, aangesien daar geen transmissieverliese is nie en die hitte van die son direk gebruik kan word sonder groot omskakelingsverliese.

Dit sal nie nodig wees om die Kaapse kragnetwerk te ontkoppel van die res van Suid-Afrika nie, en dit sal inderwaarheid voordelig wees om die verbindings te behou. Omdat Kaapland so ’n groot netto produseerder van energie gaan word, sal die krag wat aan die res van SA en Afrika verkoop word ’n waardevolle bron van inkomste kan wees.

Die Kaap sal wel oor die vermoë moet beskik om te ontkoppel van die netwerk tydens noodgevalle. Verdere ingenieurstudies is nodig om die stabiliteit van die Kaapse netwerk te verseker tydens sulke toestande.

## 6.5 Brandstof

Die beskikbaarheid van petrol en diesel is uiters belangrik vir enige land, en geen land kan ontwikkel indien daar nie voldoende en bekostigbare brandstof (en neweprodukte daarvan) beskikbaar is nie.

SA het tans drie bronne vir die voorsiening van brandstof:

- Invoer van ru-olie
- PetroSA se vervaardiging van petrol uit natuurlike gas
- Sasol se vervaardiging van petrol uit steenkool

Vir die verwerking van ru-olie is daar tans ’n olieraffinadery in Milnerton, Kaapstad en ook in Durban, KwaZulu-Natal. Die bestaande raffinadery in Kaapstad kan voortgaan met die verwerking van ru-olie na petrol, diesel en al die verskeie ander neweprodukte wat ook belangrik is vir ’n onafhanklike gebied, soos byvoorbeeld bitumen en verskeie plastiek- en chemiese produkte. Stikstof is ook ’n belangrike neweproduk wat in die landbou gebruik word vir kunsmis. Chevron het in 2016 aangekondig dat die Milnerton raffinadery verkoop gaan word. As die raffinadery sluit, sal dit deur nuwe invoer en bergingsfasiliteite vervang moet word. Die oorsaak van die besluit is dat die oorgereguleerde SA mark nie langer kommersieel aantreklik vir Chevron is nie, en dat hulle besluit het om SA in geheel te verlaat. ’n Onafhanklike Kaaplandse regering sou kon verseker dat hierdie strategiese bate in bedryf bly.

PetroSA verwerk tans natuurlike gas tot petrol, diesel, industriële alkohol en al die bogenoemde neweprodukte. Die uitbreiding van die gasvelde by Mosselbaai, waar PetroSA se raffinadery is, het so pas R9 miljard gekos vir die boor van drie nuwe gate. Die ontwikkeling aan die Weskus, suid van Alexanderbaai, van verdere gasvelde gaan binnekort plaasvind. Daar word

geskat dat die opbrengs van gas aan die Weskus hoër sal wees as die bestaande lewering by Mosselbaai aan die Suidooskus.

Wat Sasol betref sal Kaapland nie enige lewering ontvang nie, maar sal dit ook geensins nodig hê nie.

Dit is dus duidelik dat die bestaande petroleum-infrastruktuur en natuurlike gasreserwes meer as voldoende is om genoegsame produksie te lewer om te voldoen aan die vraag in Kaapland, en die streek sal dus onafhanklik kan funksioneer wat betref brandstof en die neweprodukte daarvan.

## 6.6 Kommunikasie

Die Wes-Kaap is die hoofaansluitingspunt vir die ondersese optieseveselkabels vanaf Europa, Amerika en die Indiese subkontinent. Die volgende kabels kom aan land naby Kaapstad:

- die South Atlantic Express (SAEx) vanaf die VSA (Yzerfontein)
- die West African Cable System (WACS) vanaf Portugal en Engeland (Yzerfontein)
- SAT-3 vanaf Portugal (Melkbosstrand)
- die Africa Coast to Europe (ACE) vanaf Portugal en Frankryk (Kaapstad)
- die South Africa Far East (SAFE) vanaf Sri Lanka en Maleisië (Melkbosstrand)




**Figuur 21: Wêreldwye ondersese optieseveselkabels (www.submarinecablemap.com)**

Kaapland het dus uitstekende internetverbindings direk na die res van die wêreld, wat geensins beïnvloed sal word deur onafhanklikheid binne 'n federale bestel nie. Trouens, Kaapland sal na onafhanklikheid in 'n baie beter posisie wees as die res van SA om hoëspoed- digitale dienste te lewer.

## 6.7 Paaie en vervoer

### 6.7.1 Nasionale roetes

Die oorgrote meerderheid paaie in Kaapland is reeds onder provinsiale beheer, met die uitsondering van die nasionalepadnetwerk.




**Figuur 22: Nasionalepadnetwerk (http://en.wikipedia.org/)**

Die nasionale roetes word deur SANRAL bestuur. SANRAL het die afgelope jare aggressief probeer om nasionale roetes te omskep in tolroetes, om sodoende hulle inkomste te verhoog. Die redes hiervoor is onduidelik, aangesien hierdie roetes nooit vantevore tolgeld benodig het vir instandhouding en opgradering nie.

Dit word glad nie as ’n groot uitdaging gesien om die nasionale roetes in die Kaapse gebied onder Kaapland se beheer te plaas nie. Die nasionale roetes maak ’n baie klein persentasie uit van die gebied se totale bestaande padnetwerklengte. Daar moet ook op gewys word dat SANRAL in totaal slegs oor omtrent 200 personeellede beskik, en dat SANRAL se aktiwiteite reeds volgens provinsies opgedeel is.

Daar behoort aansienlike besparings gemaak te kan word indien die geld vir die nasionale roetes se instandhouding direk deur Kaapland gespandeer word.

### 6.7.2 Spoorweë

Die gebruik van spoorvervoer het skerp afgeneem in die laaste 20 jaar in SA. Vandag word spoorvervoer hoofsaaklik gebruik vir die vervoer van vrag.

Spoorvervoer is die mees geskikte vervoermetode vir die vervoer van swaar massamateriale, soos steenkool, ystererts en graan. Dit is wel in die meeste gevalle goedkoper om kommoditeite wat in skeepshouers vervoer word, met vragmotors te vervoer, aangesien die vragmotor die houer van beginpunt tot eindpunt kan vervoer.

’n Spoorwegnetwerk met spoorweë wat effektief funksioneer, is ’n baie belangrike komponent en hulpmiddel vir enige land vir die massavervoer van goedere. Indien die spoorweë koste-effektief bedryf word, bly dit die goedkoopste manier vir die vervoer van massaprodukte, asook vir besonder swaar produkte.

Deel van die koste-effektiwiteit van ’n spoorwegnetwerk is ook die koste wat bespaar word op verminderde onderhoud van die paaie. Die man-ure vir die onderhoud van die spoor en treine is ook minder as die helfte vergeleke met swaarvoertuie en paaie, wanneer die koste per kilometer en per ton bereken word. Dit is dus duidelik dat enige land vir doeleindes van langtermynontwikkeling ’n spoorwegnetwerk moet hê wat effektief bedryf word.

Die bestaande spoorwegnetwerk in SA is vir dekades totaal verwaarloos en dit sal miljarde rande kos om dit te herstel en op te gradeer. Die bestaande spoorwegnetwerk behoort uitgebrei te word na soveel moontlik dorpe in Kaapland, en selfs passasierstreine moet ingespan word om die mense in die gebied die geleentheid te gee om goedkoop en relatief vinnig te kan reis. Dit is noodsaaklik vir die ontwikkeling van Kaapland dat dit moet gebeur, en die koste daarvan kan oor baie jare afgeskryf word.

Die koste van sodanige ontwikkeling behoort nie ’n groot faktor te wees in die lig van die belang van goedkoop, effektiewe vervoer vir sowel produkte as mense nie. Die spoorweë kan, soos in die verlede die geval was, ’n groot werkskepper in die gebied word wat verder kan help met armoedeverligting. Padvervoer binne die gebied behoort verbied te word indien die massa bo byvoorbeeld 8 ton per voertuig is en die lading verder as ’n sekere afstand vervoer moet word. Daar behoort ’n permitsisteem ingestel te word vir padvervoer om spoorvervoer (wat goedkoper is) te bevorder en daardeur die produkkoste by die eindverbruiker te verlaag.

### 6.7.3 Lughawens

Die Kaapstad Internasionale Lughawe hanteer die oorgrote meerderheid van kommersiële vlugte in Kaapland. Tans word die volgende internasionale bestemmings bedien deur regstreekse vlugte vanaf Kaapstad Internasionaal:

- Engeland
- Switserland
- Nederland
- Verenigde Arabiese Emirate (met aansluitings na die res van die wêreld)
- Katar (met aansluitings na die res van die wêreld)
- Turkye
- Namibië
- Botswana
- Mauritius
- Angola

Alhoewel hierdie lys soortgelyke wêreldstreke dek as wat ook deur Johannesburg bedien word, is dit redelik om te verwag dat aansienlik meer internasionale vlugte na Kaapstad ingestel sal word indien Kaapland 'n onafhanklike federale deelstaat word.

Daar kan verder verwag word dat die Kaapstad Internasionale Lughawe die hooflughawe vir sowel passasiers as vrag sal bly nadat die federale deelstaat tot stand gekom het. Indien nodig kan die Ysterplaat Lugmagbasis ook gebruik word vir die hantering van kortafstandvlugte ('n opsie wat lank reeds oorweeg word), en Kaapstad Internasionaal sal dan hoofsaaklik interkontinentale vlugte hanteer.

Die Upington Internasionale Lughawe beskik oor een van die langste aanloopbane (4.8 km) ter wêreld, en het selfs gedien as 'n noodlandingstrook vir NASA se ruimtependeltuie. Dit word tans gebruik om honderdduisende ton druiwe uit te voer na Europa in die suidelike somermaande. Ook toets verskeie Europese vervaardigers (byvoorbeeld BMW en Mercedes-Benz) hulle motors in Upington in die somer, en die voertuie en toetsspanne word ingevlieg direk vanaf Europa. Die Upington-lughawe het dus die potensiaal om in die toekoms in 'n belangrike lugvragknooppunt te ontwikkel.

Daar is nog verskeie ander lughawens wat vir sowel kort- as langafstandvlugte gebruik kan word, insluitend:

- George
- Overberg Lugmasbasis
- Langebaan Lugmagbasis

Daar word dus nie verwag dat lugvervoer wesenlik beïnvloed sal word indien Kaapland 'n federale deelstaat word nie.

### 6.7.4 Hawens

Kaapland beskik oor drie van die huidige agt Suid-Afrikaanse kommersiële hawens, naamlik Kaapstad (Tafelbaai), Saldanha en Mosselbaai. Hierdie hawens kan nou, en in die toekoms, voorsien in die invoer- en uitvoerbehoeftes van 'n onafhanklike Kaaplandse deelstaat.




**Figuur 23: Hoofhawens van die huidige Suid-Afrika**

Die Kaapstadse hawe word sedert Jan van Riebeeck se aankoms in 1652 gebruik as ’n seevervoerknooppunt. Vandag is dit ’n groot, moderne hawe wat per jaar meer as 2500 skepe van alle tipes bedien. Die hawe hanteer jaarliks nagenoeg 900 000 Twintig-Voet-Ekwivalente-houers (TEU-houers), en word tans opgegradeer om 1,4 miljoen TEU-houers te kan hanteer. Daar kan aanvaar word dat Kaapstad se hawe die belangrikste in- en uitvoerhawe sal bly vir die deelstaat Kaapland, en dit beskik oor voldoende kapasiteit vir die afsienbare toekoms.

Saldanha is die grootste en diepste natuurlike hawe in die suidelike halfrond. Tans word dit hoofsaaklik gebruik vir die uitvoer van minerale. Daar is twee dokke spesifiek vir die uitvoer van ystererts vanaf die Sishen-myn. Verder is daar ’n meerdoelige dok wat gebruik word vir vrag na en van die Saldanha-staalaanleg, asook ’n dok vir tenkers wat brandstof vervoer na en van die Weskus- strategiese oliestoor (wat tans teen ’n koste van R9 miljard opgegradeer word). Met die nabyheid van die Langeberg Lugmagbasis en goeie spoor- en padvervoerverbindings kan die Saldanhahawe in die toekoms in ’n tweede in- en uitvoerknooppunt ontwikkel word.

Die Mosselbaai-hawe is te klein om om groot vragskepe te akkommodeer, en dit word meestal vir visvangdoeleindes en in diens van die Mossgas-platform gebruik. Die hawe beskik egter oor twee vasmeerplekke in die baai waar groot skepe geanker kan word. Een van die vasmeerplekke beskik oor ’n tenkerterminaal waar petroleum gelaai of afgelaai kan word.

## 6.8 Opsomming

Infrastruktuur en essensiële dienste bied dus geensins ’n hindernis vir onafhanklikheid nie; trouens, die meeste van hierdie dienste sal baie beter bedryf kan word ná groter onafhanklikheid verkry is.

## 7 Afsluiting

Daar behoort min twyfel meer te wees dat ’n federale deelstaat in Kaapland lewensvatbaar en inderdaad haalbaar is. Ook behoort dit duidelik te wees dat die voordele van groter onafhanklikheid deur middel van federalisme baie, baie groter is as enige moontlike nadelige impak.

Die uiteindelike vraag is dan: gaan Kaapland se inwoners betyds besef dat hulle nie dieselfde lot as die res van SA hoef te ondergaan nie?